# Marshallees

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Marshallees** (nuwe ortografie: *Kajin M̧ajeļ*, ou ortografie: *Kajin Majōl*, [kɑ͡æzʲinʲ(e͡ɤ) mˠɑɑ̠zʲɛ͡ʌɫ]), of **Ebon**, is 'n Maleis-Polinesiese taal wat saam met Engels die amptelike tale van die eilandnasie Marshalleilande vorm. Marshallees bevat twee dialekte: Rālik (westelik) en Ratak (oostelik).

Taalkundiges klassifiseer Marshallees as 'n Mikronesiese taal wat nou verwant aan Kiribaties van Kiribati en Nauruaans van Nauru is. Dit is ietwat minder verwant aan Oos-Polinesiese tale soos Cookeilandse Māori, Hawais, Māori, Rapa Nui en Tahitiaans asook Wes-Polinesiese tale soos Samoaans, Tokelauaans en Tuvaluaans, en het daarnaas nog 'n los verbintenis met Fidjiaans en Tongaans.

Marshallees word deur 53 200 mense gepraat. Dit is genoem ná die seekaptein John Marshall wat in 1788 saam met die seekaptein Thomas Gilbert, ná wie Kiribati voorheen die "Gilberteilande" genoem is, Kiribati en die Marshalleilande vir Europa ontdek het.[2]

**Marshallees**
***Kajin M̧ajeļ* (nuwe ortografie)**
***Kajin Majōl* (ou ortografie)**

| | |
|---|---|
| Uitspraak: | [kɑ͡æzʲinʲ(e͡ɤ) mˠɑɑ̠zʲɛ͡ʌɫ] |
| Gepraat in: | Marshalleilande |
| Gebied: | Oseanië |
| Totale sprekers: | 53 200[1] |
| Taalfamilie: | Austronesies<br>Maleis-Polinesies<br>Oseanies<br>Mikronesies<br>**Marshallees** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Marshalleilande |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `mh` |
| ISO 639-2: | `mah` |
| ISO 639-3: | `mah (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=mah)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Marshallese" (https://www.ethnologue.com/language/mah) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191212185230/https://www.ethnologue.com/language/mah) vanaf die oorspronklike op 12 Desember 2019. Besoek op 15 Februarie 2018.
2. (en) Samuel Eliot Morison (22 Mei 1944). "The Gilberts & Marshalls: A distinguished historian recalls the past of two recently captured pacific groups" (https://books.google.de/books?id=bk8EAAAAMBAJ&pg=PA91&redir_esc=y#v=onepage&q&f=false). *Life*. Besoek op 15 Februarie 2018.


*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Marshallees&action=edit).*

**Normdata** NDL: 00567520 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00567520)